meneer Bucket se hand hartlik, “ek is so bly om u te ontmoet. Moenie bekommerd wees oor die huis nie. Van nou af gaan niemand dit meer nodig he nie.”
“Wie is hierdie mal vent?” gil ouma Josephine. “Hy kon ons almal doodgemaak het.”
“Dié man,” sê oupa Joe, “is meneer Willy Wonka self.”
Dit neem oupa Joe en Charlie ’n hele rukkie om vir almal te verduidelik wat alles die dag met hulle gebeur het. En seifs toe weier die oumense nog steeds om in die hyser fabriek toe te ry.
“Ek sterf eerder in my bed!” skree ouma Josephine.
“Ek ook!” gil ouma Georgina.
“Ek weier om te gaan!” kondig oupa George aan.
Meneer Wonka en oupa Joe en Charlie steur hulle nie aan die geskree nie en stoot die bed eenvoudig by die hyser in. En toe prop hulle meneer en mevrou Bucket in. En toe klim hulle self ook in. Meneer Wonka druk ’n knoppie. Die deure gaan toe. Ouma Georgina gil. Die hyser styg van die vloer af op en skiet deur die gat in die dak en in die blou lug op.
Charlie klim op die bed en probeer paai die drie oumense wat verstar is van vrees. “Moet asseblief nie bang wees nie,” sê hy. “Dis heeltemal veilig. En ons gaan na die wonderlikste plek in die hele wêreld!”
“Charlie is reg,” sê oupa Joe.
“Sal daar iets te ete wees wanneer ons daar kom?” vra ouma Josephine. “Ek is dood van die honger. Ons hele familie is dood van die honger! ”
“lets te *ete?”* roep Charlie laggend uit. “Wag maar, julle sal sien!”